SUIDAFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 25 APRIL 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Ontvangsrapporte oor die eksperimentele herleiding op 10,130 MHz, wanneer dit plaasvind, sal waardeer word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat die Raad van die SARL die afsterwe van twee radioamateurs vandag moet aankondig.

Nuus is ontvang dat Ian Sutherland, V51C, van Walvisbaai oorlede is nadat hy die stryd teen kanker verloor her. Ian was ook bekend onder die reopsein ZS2IS. Ons betuig ons innige meegevoel aan sy eggenote, familie en vriende. [ZS6BUU]

Renché (Ron) Harper, ZS6EG, een van Suid-Afrika se beste hoëspoed GG-bedieners is op 15 April weens komplikasies na 'n operasie in Klerksdorp oorlede. Renché was 'n leiersfiguur en lid van die SA Vroueradioklub wat by die SARL-Damesklub geaffilieer was. Haar man Vic (ZS6OLI) het 'n paar jaar gelde stil sleutel geword. Ron se besonderse GG-hand sal beslis gemis word. [ZS6LP]

POUSE

In die nuus vandag:

ERETESOURIER AANGEWYS

VERWIKKELING MET DIE RADIOREGULASIES

SARL PRESIDENT SE NET VANDAG

RADIO ZS

ZS4SRK BY DIE BUITELUGSKOU

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede:

ERETESOURIER AANGEWYS

Die Raad van die SARL het Woensdagaand deur middel van 'n telekonferensie vergader en die aanstelling van 'n eretesourier was een van die agendapunte. Na 'n bekendstelling deur Graham, ZS6GJH, en 'n eenparige stemmming deur die raadslede, is Abe Zwiegelaar, ZS1ZS, aangewys as die Eretesourier. Abe neem oor by Bill, ZS5KD. SARLnuus wens Abe alles van die beste in hierdie portefeulje en sê ook dankie aan Bill, ZS5KD, vir die harde werk en pligsgetrouheid in die portefeulje.

VERWIKKELING MET DIE RADIOREGULASIES

Graham, ZS6GJH, het SARLnuus meegedeel dat OKOSA hom laat weet het dat hulle ongeveer 20 voorleggings van die publiek ontvang het na die radioregulasies in die Staatskoerant gepubliseer is.

Die proses vorentoe is dat die voorleggings nou evalueer sal word (omtrent 2 weke) en bepaal sal word of publieke verhore nodig is (4 weke vir die verhore). As dit blyk dat verhore gehou moet word, sal dit plaasvind. Hierna sal die finale voorlegging saamgestel word en aan die Minister se kantoor versend word vir handtekening (omtrent 3 tot 4 weke).

PRESIDENT SE NET VANDAG

Die SARL President se Net is daargestel sodat gewone lede van die SARL direkte toegang na die Liga se President het. Tans word dit elke laaste Sondag van die maand gehou en begin om 12:00 SAT.

Vanmiddag om 12:00 SAT sal die President se Net op die lug wees op die 40, 30 en 20 meterbande, met herleidings na verskeie 2 meterherhalers. Almal is welkom om deel te neem met 'n vraag of kommentaar.

MOONTLIKE VERANDERINGS AAN DIE PRESIDENT SE NET

Dit is tydens vorige nette van die Presidents waargeneem dat weens bandvoorplanting daar nie 'n groot opkoms om 12:00 SAT is nie. Die SARL wil graag die President se Net op 'n geskikte tyd hou waneer die meerderheid lede toegang tot die net kan hê. As jy 'n idee het vir 'n tyd en dag vir die maandelikse net van die President, sal ons graag van jou wil hoor.

Tans is een idee on die net na vroegaand te verskuif wanneer die vorplanting op 40 meter beter is. Dit is gebaseer op die sukses van die HAMNET Weather Watch. Wat dink jy? Stuur asseblief jou idee aan Richard, ZS2CLI by e-posadres zs2cli@qwest.co.za.

MEI RAE

Al die aansoeke wat teen 16 April vir die Mei RAE ontvang is, is aan Rassie, ZS1YT, versend. Al die aansoekers sal eersdaags dokumentasie van Rassie ont-

vang waaronder die eksamennommer, eksamenlokaal en ander relevante inligting. Die RAE word op Donderdagaand 20 Mei 2004 geskryf.

RADIO ZS

Die Maart/April elektroniese uitgawe van Radio ZS sal gedurende die komende week na die SARL se webwerf gestuur word. Die gedrukte uitgawe van Radio ZS sal eers vanaf Julie beskikbaar wees. Die redakteur nooi lede om materiaal vir die volgende uitgawe te voorsien.

ZS4SRK OP DIE LUG VANAF OPELUGSKOU

Volgende naweek, 28, 29 en 30 April gaan die Sasolburg Radioklub 'n opvoedkundige stasie oprig by die opelugskou van Hoërskool Transvalia in Vanderbijlpark. Die stasie sal van 14:00 tot 22:00 op die lug wees en daar word beplan om op 40 m SSB; 20 m GG en 2 m simpleks en dupleks, sowel as pakketradio uit te saai. Amateurs oor die land heen word versoek om kontak met die stasie te maak sodat die jongmense die gevoel van die stokperdjie kan kry.

OOSRAND RADIOKLUB BIED 'N JAKKALSJAG AAN

Op Saterdag 15 Mei bied die Oosrand Radioklub 'n jakkalsjag vanaf hulle klubhuis te Olympia Park Swembad in Springs aan. Inskry-wingsfooie is R20-00 per individu en R30-00 per span.

Die jag begin om 08:00 en deelnemers moet om 07:30 by die klubhuis wees om die nodige dokumentasie te verkry. Deelnemers benodig 'n direksionele antenna, 'n 2 meter stel met 145,500 MHz simplex en 'n motor met genoeg brandstof vir so ongeveer 25 km se ry met al die verkeerde draaie. Na voltooiing van die jakkalsjag word by die eindbestemming 'n sosiale funksie gehou, so bring die vrou en kinders saam en al die benodigdhede vir ontspanning na die tyd. Die prysuitdelingseremonie begin om 12:00 en daar is 'n kontantprys vir die eerste plek en troospryse vir tweede en derde plekke.

Besprekings kan gedoen word by Johanna Harris by 011-814-2121 gedurende kantoorure.

Kom vang 'n jakkals - ons daag jou uit!

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

Volgens Kobus, ZS6KOB, was die toestande oor die afgelope week maar aan die swak kant met goeie openinge by tye na die Ooste. Dit was hoofsaaklik laatmiddag in die omgewing van 17:00. Verbasend was die goeie toestande op 15 m Donderdagmiddag na Japan. Dit is maar weer 'n aanduiding dat daar altyd geleentheid vir verrassings is.

Die sonvlekgetal was Vrydag 64,4 teenoor die 44,3 van verlede week. Dit mag wees dat dit oor die volgende aantal dae verder sal styg. Op 22 en 23 April mag toestande redelik wees met verwagte klein magnetiese storms op 25 April. Hierdie stormagtige toestande sal as gevolg van 'n invloei van koronamassa vanaf

die son na die aarde wees. Toestande op die oos-wes rigting mag aansienlik beter wees as op die noord-suid rigting.

BHF/UHF NUUSBRIEF

Derek, ZS5Y, die raadslid verantwoordelik vir BHF/UHF aktiwiteite het begin werk aan 'n BHF/UHF nuusbrief. Lede word gevra om vir Derek nuus vir die nuusbrief te stuur, wat gereeld elektronies versprei sal word. Derek kan by e-posadres derek.gravett@siemens.com gekontak word.

DATUMS OM TE ONTHOU

Vandag om 12:00 die SARL President se net; 28 - 30 April ZS4SRK van die Buitelugskou; 15 Mei Oos-Rand Radioklub se Jakkalsjag; 20 Mei Radio Amateur Eksamen.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat deur Dennis, ZS4BS, saamgestel is en gelees is deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal. /EX